P13i

Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika



GEMEENTE PRETORIA-NOORD

# GEDENK PROGRAM

VAN DIE

*21 Jarige Feesviering*

3 April 1939 — 3 April 1960

# Die Huidige Pastoriepaar



Ds. en Mev. W. J. Roos



# *Feeskommissie*

*Voorste Ry:*

Oudl. H. van Niekerk. Ds. W. J. Roos (Voorsitter). Oudl. J. Lombard.

*Agterste Ry:*

Oudl. J. J. I. de Beer (Skriba). Diaken W. Pretorius. Br. B. Fouche.

# Redaksioneel

Geagte leser,

Die Kerkraad het besluit om met die oog op die een-en-twintigjarige bestaan van die Gemeente 'n Feeskommissie aan te stel wat reëlings vir 'n fees moes tref. Ons het dit goed gedink om hierdie gedenkprogram die lig te laat sien met fotos en artikels om u iets van die geskiedenis te laat lees en te toon.

Aan al die baanbrekers, broeders en susters wat in die jare voor, met en na 3 April 1939, hulle onbaatsugtige deel gedoen het, ons opregte dank en waardering.

Ons dank aan vroeëre predikante en hul gades vir alles wat hier deur troue arbeid verrig is.

Bo-al aan die Here al die eer. Ook oor hierdie deel van Sy Ryk het Hy gewaak en Sy guns gebied.

Mag hierdie aanbieding van die brosjure vir u iets werd wees. Ons glo dat dit eendag met die halfeeufees of eeufees van die Gemeente D.V. nuttig gebruik sal kan word.

Dit is die Feeskommissie se hartewens dat die hele Gemeente op Sondag 3 April sal saamtrek in die Kerk om die fees te vier. Die program verskyn elders.

Mag almal dan geinspireer word om in die jare wat voorlê steeds getrou te wees en saam te werk vir die verdere opbou van die Gemeente.

# ONS VIER FEES

# *Die Gemeente 21 Jaar!*

Dit is met groot dankbaarheid dat ons die mondigwording van ons Gemeente mag vier. Een-en-twintig jaar is welliswaar maar 'n klein tydjie wat verloop het in die lewe van 'n Gemeente, tog het dit sy betekenis om by hierdie mylpaal te gaan stilstaan en dan terug te kyk gedagtig aan alles wat gebeur het en wat die Hoof van die Kerk ook hier gegee het.

Sonder om die geskiedenis te skryf wil ons 'n paar feite aanstip:

Op 3 April 1939 het die Gemeente afgestig van Noordelike Pretoria en daar is besluit om in kombinasie met Noordwestelike Pretoria wat in dieselfde jaar gestig is, 'n beroep uit te bring.

Op die eerste Kerkraadsvergadering, gehou 3 April 1939 was teenwoordig Ds. P. W. Venter, konsulent, en ouderlinge H. C. van Niekerk, J. M. v. d. Westhuizen, B. Fouche, C. S. Viljoen en diakens J. F. van Rensburg, W. H. J. Pieterse en C. S. J. van Staden. Op die vergadering van 15 April word ook die name van Avan Coller, J. du Randt, A. J. Buitendag en M. J. Jacobs bykomend genoem. Oudl. B. Fouche word gekies as Scriba-Kassier en is die man wat vir baie jare sy plek volstaan op die verskillendeterreine van die Kerklike en Gemeentelike lewe veral ook op die gebied van Sondagskool en jeugwerk.

Met die stigting het die Gemeente bestaan uit ses wyke. Die eerste beroep word deur die kombinasie uitgebring op Ds. L. M. le Roux wat dit bedank. Daarna word Ds. C. S. v. H. Steenkamp met sukses beroep en ons lees in die ou Notule dat hy sy eerste Kerkraadsvergadering te Pretoria-Noord op 8 Okt. 1939 hou. Hy woon in die Pastorie van Noordwestelike-Pretoria en doen sy werk getrou ook in Pretoria-Noord. Nadat aanvanglik in 'n sinksaal kerkgehou is, het die Gemeente toe reeds beskik oor die ou kerkgebou in Ben Viljoenstraat, maar uit die notule blyk dat 'n Preekstoel en Voorlesersbank teen einde 1939 ingebou is.

Met die bearbeiding van die Gemeente deur Ds. en Mevr. Steenekamp gaan dit goed. Daar is uitbreiding en die ledetal neem toe. Maar einde 1942 vertrek Ds. S. na Rustenburg en die kombinasie is vakant.

Toe word ek (W.R.) as proponent op 14 Des. 1942 beroep en vroeg 1943 eers in N.W. Pretoria en toe in Pretoria-Noord bevestig. Met die pastorie in Bergsig is die bearbeiding van die kombinasie behartig en as jong predikant moes ek in die twee Gemeentes oor die duisend lidmate bearbei. Dit het egter net vir tien maande geduur want Pretoria-Noord het besluit om selfstandiger te staan en het op 8 Januarie 1944 die kombinasie met N. W. Pretoria beëindig. Ek bly toe predikant van N. W. Pretoria en proponent A. J. v. Staden word beroep as predikant van Pretoria-Noord gekombineer met die klein Gemeente Rust der Winter. Hy aanvaar die beroep en die Ned. Herv. Gemeente word selfstandiger as ooit te vore omdat die predikant in eie geledere kom woon. Dit is dan ook 'n nuwe tydvak wat begin en daar is onder die troue bearbeiding van Ds. v. Staden, later gesterk deur Mevr. Ds. van Staden, pragtige groei en vooruitgang. Die getalle neem vinnig toe, die Gemeente word sterk en dit gaan goed. Hier kan ons vermeld dat Oudl. B. Fouche na 'n lang dienstyd van sewentien jaar as ouderling en Scriba-Kassier bedank. En vanaf 30 Maart 1946 word hy opgevolg deur Oudl. P. C. le Roux. 'n Rukkie later word die scribaat oorgedra aan Oudl. D. H. P. du Toit en Oudl. le Roux bly kassier—tot vandag toe! Ons hou in gedagte wat hierdie man deur die jare gedoen het om die finansies van die Gemeente op gesonde voet te hou.

Na die vertrek van Ds. van Staden na Marikana word Ds. S. Vermooten van Pretoria sy opvolger vanaf Februarie 1949. Hierdie bekwame predikant uit die ou garde en begaafde prediker wat vroeër ook predikant was van Pretoria-Noord toe dit nog as wyk onder Pretoria sorteer het, kom nou om goed en heg te bou op die fondamente en bouwerk van weleer. Onder sy leiding word in 1951 reeds die beginsel aanvaar om so gou moontlik 'n nuwe kerkgebou op te rig. Die Gemeente word besiel om te werk vir die ideaal, boufonds word ingesamel, 'n lening gesluit, die N.H.W.-Bouers gaan aan die bou en voltooi die mooi nuwe Kerkgebou wat die Gemeente in September 1954 met groot dankbaarheid in gebruik neem. Wat 'n mylpaal in die lewe van die Gemeente!

Sedert Februarie 1954 word Oudl. J. Katzke Scriba van die Gemeente en Oudl. J. Paulsen word Scriba van Registrasie. Beide

● *Blaai om*

# ONS VIER FEES

● *Vervolg van vorige bladsy*

broeders het getrou deur die jare gedien tot vandag toe. (Met Oudl. Katzke tydelik weg neem Oudl. J. J. I. de Beer vanjaar vir ons waar as scriba).

Die verblyf van Ds. Vermooten in Pretoria-Noord het egter ook die grootste verlies vir hom meegebring toe sy geliefde eggenote hom ontval het deur die dood. Dit was inderdaad ook die groot verlies van die Gemeente wat so 'n pastoriemoeder verloor het. En langs die pad van een-en-twintig jaar is ook haar graf by die grafte van soveel afgestorwenes uit die Gemeente gevoeg.

Die tyd van skeiding tussen Ds. Vermooten en die Gemeente het ook gekom want op 11 Maart 1955 neem hy afskeid. Die predikant wat vir dertig jaar sy invloed laat geld het in en om Pretoria verlaat die terrein waar daar soveel lief en leed was en vertrek na Losberg.

En toe het ons sedert Junie 1955 weer gekom, nie net om hier te kom arbei soos vroeër maar ook om hier te kom woon. Toe die Kerkraad met die beëindiging van die kombinasie met N. W.-Pretoria, 'n beroep op my gedoen het om in Pretoria-Noord te kom woon was dit nie al te maklik van die hand gewys nie. Na elf jaar het dit dan tog werklikheid geword. Die Beskikker van ons deel en lot het dit so bepaal. Ons het die ou arbeidsveld tog so anders gevind veral vanweë die groei en voor uitgang van die dorp en Gemeente. Met baie ou bekendes was die meeste broeders en susters vir ons onbekend. Die klein Gemeente van vroeër het immers die groot Gemeente geword.

Die afgelope byna vyf jaar het ons hier gelukkig gewoon en gewerk. Met die samewerking van die kerkraad en gemeente is die vyftienduisend pond skuld wat daar was op die nuwe Kerk, byna gedelg. Deur die ywer van die N.H.S.V. is die ou kerkgebou verander tot 'n doelmatige mooi kerksaal met al die geriewe wat tans nuttig gebruik word deur Sondagskool, Jeug, N.H.S.V. Kerkraad en Gemeente. Verder is grond aangekoop ('n skenking deur die Susters) en die bou van 'n tweede pastorie het begin.

Terwyl ons terugkyk hou ons in herinnering wat gebeur het en gedoen is. Veral is ons dankbaar dat soveel wat baanbrekerswerk verrig het in die verlede, vandag nog leef en dienende is. Met waardering vir sy getrouheid moet ons die naam van oudl. H. C. van Niekerk noem. Nog voor die Gemeente se stigting was hy al kerkraad in die wyk en dwarsdeur die een-en-twintig jaar van die Gemeente se bestaan het hy as ouderling gedien. Natuurlik, ook baie ander broeders en susters het in die jare hul plek volgestaan in die Gemeente en hoewel ons die name nie noem nie hou ons hul wel in gedagte. Talle het reeds die weg van alle vlees gegaan en langs hierdie weg lê ons 'n krans by hul grafte. In my dienstyd hier het ek viermaal gestaan by die graf van 'n ouderling van die Gemeente t.w. die van wyle Oom David Herbst, Oom Attie Snyman, J. Potgieter en die jeugdige Andries la Grange.

Met ons fees is ons bewus van al die lief en leed wat daar was, maar veral ook van die groei en vooruitgang onder die seënde hand van die Allerhoogste. Die getalle met die stigting van die Gemeente was 400 lidmate en met die vertrek van Ds. van Staden reeds oor die 800. In Ds. Vermooten se tyd groei die Gemeente tot 1,000 lidmate en gedurende ons verblyf het dit reeds opgestoot tot oor die 1,400. Die ses wyke met die stigting het nou ses-en-veertig geword! Dit is goed en nodig dat besluit is om 'n tweede predikant te beroep en ons hoop dat dit eersdaags na die voltooiing van die ander pastorie verwerklik sal word.

Aan ons Gemeente met al sy vertakkinge en lidmate, en nou dink ons aan die Kerkraad, Susters, Jeug, Sondagskole, Finansiële kommissie en Boukommissie en al die honderde broeders en susters ouers en kinders, wil ons sê: Wees dankbaar by geleentheid van die fees. Maar ons wil ook vra: Wees getrou in die jare wat die Here nog sal gee en gee u onbaatsugtig in Sy diens. Moenie vertraag in die ywer en verkoel in die liefde nie. Hou wat u het. Dien die Here. Mag ons Fees ook hiertoe inspireer, maar mag one fees bo-al wees tot eer van Hóm aan wie toekoms lof en dank en aanbidding en aan wie behoort die Koninkryk en die Krag en die Heerlikheid tot in Ewigheid.

W. J. Roos.

# Herinneringe uit die dae nog voor die stigting van die gemeente in 1939

In die dae toe die Gemeente van Pretoria nog bestaan het uit die hele stad van Pretoria en die grootste gedeelte van die Pretoriase Distrik, toe was gepraat van die gedeelte wat vandag die Gemeente van Pretoria-Noord uitmaak as van wyk „Agter die Berg", menende die gedeelte wat Noord van die Magaliesberge lê. Hierdie hele deel was 'n Ouderlingswyk van die Gemeente van Pretoria. In die Dorpsgebied van Pretoria-Noord het daar net 'n paar Hervormde huisgesinne gewoon en die het so af en toe die dienste in die Kerk in du Toitstraat, Pretoria bygewoon.

In die jaar 1930 is al die kinders bymekaar gemaak en is 'n sondagskool deur Ben Fouche begin met 19 kinders; die assistente was Mr. J. J. v. d. Merwe en Mej. A. Herbst. Hierdie sondagskool het as brandpunt vir alle gemeentelike funksies gedien. Tiekie-aande, konserte, uitstappies en Kersfeesvierings is gereël. Onder die sorg en bearbeiding van Dr. C. H. Rautenbach is nou gereelde dienste, nagmaalsvierings en aannemings gehou. Gebruik is gemaak van 'n beskikbare sinksaaltjie, wat dan ook as kerkplek gedien het tot met die bou van die Kerksaal in omstreeks 1935.

As gevolg van sy geografiese ligging het hierdie wyk van „agter die Berg" dan ook van die begin af baie selfstandig opgetree. In 1930 is vir die Dorpsgebied van Pretoria-Noord een ouderling en een diaken gekies t.w. die Brs. D. J. Herbst en J. J. v. d. Merwe. Nog in dieselfde jaar is die Kerkraadslede vermeerder en het die Brs. H. C. v. Niekerk, H. F. C. Prinsloo, J. Benade en B. Fouche bygekom.

Kort na die afstigting van die Noordelike dele van Pretoria is daar baie sterk vertoëgerig vir die bou van 'n Kerksaal en omstreeks 1936 is dit dan ook verwesenlik toe die Kerksaal in gebruik geneem is. Hierdie deel van die Gemeente het in alle opsigte opgetree en gehandel as 'n selfstandige gemeente en was die amptelike stigting in 1939 maar net 'n bevestiging van 'n orde wat reeds al vir jare in swang was.

B. Fouche.





*Links die heel eerste Sondagskool personeel (1930) voor die deur van die ou sinksaaltjie wat as Kerkgebou vir ons gedien het. G. van der Merwe, B. Fouche en mej. A. Herbst.*
*Regs: Die Sondagskool 1930. Voor: B. Fouche (Hoof), met F. W. Roets en mej. A. Herbst.*

# BOODSKAPPE

## *Die Voorsitter van die H.E. Kommissie van die Algemene Kerk Vergadering*

### GROETE EN GELUK.

Die groei van ons Kerk in die afgelope vyf-en-twintig jaar was waarlik ongelooflik groot. Die van ons wat gedurende die tyd nou verbonde was aan die Kerk en die stuk van sy Geskiedenis meegemaak het, kan byna nie meer onthou wat die posisie vyf-en-twintig jaar gelede was nie. As ons egter let op wat in Pretoria plaasgevind het gedurende die tyd sal dit vir ons 'n goeie aanduiding wees van die groei en vooruitgang van die Kerk in sy geheel. Vyf-en-twintig jaar gelede het die Gemeente Pretoria die oppervlakte beslaan waar daar nou vyftien Gemeentes is.

Waar die Gemeente Pretoria-Noord een van die eerste Gemeentes is wat afgestig is en ons merk dat die Gemeente sy een-en-twintigste verjaarsdag vier, dan besef ons hoe geweldig die uitbreidingstempo was.

Ons het voorwaar rede om God te dank vir die seëninge wat Hy ons geskenk het.

Namens die Kommissie van die Hoogeerw. Algemene Kerkvergadering wil ons Pretoria-Noord gelukwens met die voorspoed groei en bloei wat die Gemeente te beurt geval het. Ons is saam met die Gemeente bly en dankbaar. Ons waardeer die troue arbeid en toegewydheid van die huidige leraar en sy eggenote sowel as die van hul voorgangers en al die manne wat op die Kerkraad gedien het en nog dien. Mag die volgende skof op u pad net so geseënd en gelukkig wees.

A. J. G. Oosthuizen,
Voorsitter.

Kommissie van die Algemene
Kerkvergadering.

---

## *Die Voorsitter van die Ring van Pretoria*

### GELUKWENSING—RING VAN PRETORIA.

Die Kommissie van die Ringsvergadering wil die Gemeente Pretoria-Noord van harte geluk wens met die 21ste verjaardag.

Dankbaarheid vervul ons harte oor die seën van die Here wat die Gemeente in die tyd wat agter lê tebeurt geval het.

Klein was die begin, daar was min middele en geriewe: na 21 jaar is Pretoria-Noord 'n bloeiende Groot Gemeente.

Mag die arbeid onder leiding van die bekwame en getroue Leraar en sy Gade met die Kerkraad N.H.S.V., N.H.J.V. en Sondagskool, deur God self bevestig word sodat dit van krag tot krag en heerlikheid tot heerlikheid kan gaan.

Ps. 138 vers 8—Laat nie vaar die werke van U Hande nie.

L. M. Le Roux,
Voorsitter Ring van Pretoria.

---

## DIE N.H.S.V.



*1ste ry: Bestuurslede: Mevre. G. Diedericks, S. Viljoen, S. van Rensburg, H. Voigt, R. du Toit, C. Roos, A. van Staden, C. de Beer, M. Katzke, S. Swanepoel, A. Erasmus, I. Botha.*
*2de ry: N. Fouche, E. Prinsloo, A. Schurmann, J. le Roux, E. v.d. Berg, S.. van Niekerk, F. Badenhorst, M. van Biljon (C. Vrou), S. Bekker, M. Spies, E. Papenfus.*
*3de ry: S. Booyse, P. Henderson, E. Theron, G.. Prinsloo, I. Velthuizen, M. Nel, M. van Rensburg, S. Prinsloo, L. Muller, A. Liebenberg.*
*4de ry: D. Ludick, J. van Wyk, M. Viljoen, J. Smit, G. Viljoen, M. van Wyk, S. Honey, I. Malan, M. Goosen.*
*Inlas bo: E. van der Merwe, C. Klopper, H. van der Merwe, A. Beyer en F. Vegter.*
Ongelukkig was party susters afwesig toe hierdie foto geneem is.

### DIE N.H.S.V. 1940-1960.

Ure, dae, maande, jare vlieg soos skadu drome heen, ja en as ons terugblik dan kan ons nouliks glo dat 21 jaar al verloop het.

Vanaf die stigting van N.H.S.V. in 1940 deur wyle Mev. ds. Steenekamp is daar getrou en hard in hierdie tak gewerk. En by hierdie geleentheid wil ons 'n kransie van dankbare herinnering lê vir alles wat sy vir die tak gedoen en beteken het.

Ook kan ons nie nalaat om almal wat in die loop van die tyd gedien het as voorsitsters, sekretaresse en tesouriere te bedank. Ons dink o.a. aan Mevre. E. Fouche, H. v. d. Merwe, J. Duvenhage, N. Fouche, W. v. Biljon, mej. M. Muller, Mevre. Wolmarans, P. v .d. Sandt, Booyse, P. Marais, R. du Toit, M. v. Staden, P. le Roux asook mev. Engelmohr. Die name van oudl. P. le Roux en J. Katzke word met dank genoem vir hulp i.v.m. die boekhouding veral oom Piet wat die afgelope jare beslis baie vir die tak gedoen het.

In 1946 het Mev. ds. v. Staden as eerste predikantsvrou hier woonagtig die leiding geneem. Getrou is daar gewerk en is daar geld ingesamel vir die installering van ligte in nuwe Pastorie en is ook aan al die verpligtings aan Hoofbestuur voldoen. Ons dank aan Mev. v. Staden wat as jong predikantsvrou haar kragte gegee het in belang van die N.H.S.V.

Op Februarie 1949 was dit vir die N.H.S.V. aangenaam om hulle nuwe predikantsvrou Mev. Vermooten te verwelkom. Onder haar bekwame leiding is daar veel gedoen. Reeds vanaf 1950 word daar orals in die wyke hard gewerk vir die boufonds van nuwe Kerkgebou en in 1952 is daar besluit dat die susters verantwoordelik sal wees vir die meubels van die Kerk.

Swaar was die dag toe verneem is van die afsterwe van Mev. Vermooten. Met geboë hoofde het ook die N.H.S.V. by haar graf gestaan. Graag wil ons met dankbare herinnering terugdink aan alles wat sy gedoen het.

● *Sien bladsy 8*

# N.H.S.V.

● *Vervolg vanaf vorige bladsy*

Vanaf 24 Junie 1955 is Pretoria-Noord ons arbeidsveld en terwyl ek terugdink is dit asof ek deur 'n foto-album blaai en alles weer belewe wat gedurende die vyf jaar gebeur het. Die samewerking was van die begin af hartlik en ons het almal skouer aan die wiel gesit en hard gewerk. Na die behoeftiges is omgesien, steeds het die belangstelling gebly in die Weeshuise, vir blindes, dowes en kreupeles is gereeld gestuur. Ons het gehelp met 'n beursfonds vir die opleiding van predikante en bydrae is gestuur vir baie ander instansies.

Met die herskepping van Dentoria tot die Emily Hobhouse Oue tehuis het die tak en sommige broeders van die gemeente 'n groot deel bygedra. Met die totstandkoming van die ander oue tehuise Louis Trichardt en van Rensburg het hier die tak ook hulle deel bygedra. Gereeld is daar deelgeneem aan die straatkollektes en straattafels, vir die verskillende inrigtings en Ondersteuningsraad. Alles verg heel wat werk.

Ons is egter nie net 'n liefdadigheidsvereniging nie maar 'n kerklike liggaam wat as sulks hard in ons gemeente gewerk het. Behalwe die skuld op die ameublement en orrel wat gedelg is, is die ou Kerkgebou met toestemming van die Kerkraad omskep tot die gerieflike, mooi Kerksaal wat dit vandag vir ons is. Verder is 'n dowetoestel en luidspreker in moederskamer geinstalleer. Daar is ook £1,100 geskenk aan die Kerkraad ter delging van kerkskuld en aankoop van erf vir tweede pastorie.

Steeds groei die vereniging en waar ons nuwe kragte verwelkom word, verbly ons ons tog opreg dat soveel van ons lede wat van die begin af hard gewerk het nog dienende is. Die N.H.S.V. het beslis waarde vir ons Kerk maar ook vir ons persoonlik. Wat sou dit nie beteken as baie meer susters van die gemeente kom aansluit nie? Ons het u almal nodig en doen ook langs hierdie weg 'n beroep op u almal om u self te kom gee in hierdie mooi en groot werk.

Die vrou is geroepe om ook in die gemeente van Christus te dien. By die belydenis van ons geloof het ons dit trouens ook belowe om saam te werk vir die Godsryk en die Kerk.

Aan al die werkende lede van die afgelope jare ons innige dank vir al die opofferings, die blymoedige diens wat u altyd bereid was om te gee. Laat ons maar ook in die toekoms trag om met vroulike grasie te werk, vol geloof te volhard en ook andere te inspireer tot diens. Laat ons eensgesind en met liefde werk. Die leuse op ons wapen nl. Wees 'n Seën moet ons altyd aanmoedig om te werk, onvoorwaardelik te dien en nooit ontrou te word of af te wyk nie. Ja die toekoms van die N.H.S.V. is in die hand van die Here. Mag Hy ons vereniging in die jare wat kom ryklik seën en ons tot 'n seën laat wees. Ons bede is dan ook; „O, Heer wil by ons swakke pogings, U liefde ons laat blyk, en deur ons diens bevorder, U heerlik Koningryk."

C. E. Roos.
Voorsitster.



*Die herboude kerksaal deur die N.H.S.V., Pretoria-Noord.*



## Bestuur van die
# N.H.J.V.
## 1960

*Voor:*

Mej. H. Diedericks, S. Steenekamp (Voorsitter), mej. C. Benade, (Sekretaresse).

*Agter:*

J. Botha, L. Venter (Tesourier) en F. Joubert.

Hoewel die eerste notuleboeke van die Jeugvereniging nie te vinde is nie, het ons die sekerheid dat Vereniging sedert vroeg ook in hierdie gemeente sy bestaan gehad het. So ver terug as 4 Februarie 1940 het die Kerkraadsvergadering besluit dat Jeugdienste in oorleg met die Sondagskool gereël sal word.

Ons weet ook dat oom Ben Fouché, toe ouderling en skriba-kassier van die gemeente, 'n leidende aandeel gehad het in die ontstaan en voortbestaan van die Jeugvereniging.

Deur die jare was daar sekerlik tye van verslapping; maar dan ook weer jare waarin dit goed gegaan het. Dit kan ons egter konstateer; in die loop van die jare is veel gedoen wat met trots in herinnering geroep kan word; en alhoewel 'n groot aantal van die lede nie altyd op hul pos was nie, was daar deurgaans die kern waarop die Jeugvereniging kon steun.

Geleidelik het die ledetal gegroei sodat die ledetal nou ongeveer 90 tel. Vergaderings word tans gehou op die eerste en derde Vrydag van elke maand. Die aard van die vergaderings wissel van ernstig tot luimig en die bestuur probeer om altyd interessante programme te reël.

Dit is ook 'n doelstelling om Bybelstudie te bevorder; en verder word aandag gewei aan o.a. hospitaalbesoek en die bejaardes van die gemeente.

Ons glo dat die Jeug in die afgelope 21 jaar ook sy beskeie bydrae gelewer het tot die uitbreiding van die gemeente. Dit is ons oogmerk om in die jare wat kom die jongmense aktief te betrek in die lewe van die gemeente en die Kerk.

Ons bede is dat dit in die toekoms nie net met die Jeugvereniging nie, maar met die hele gemeente mag goed gaan.

Steyn Steenekamp,
Voorsitter.

# DIE HUIDIGE KERKRAAD



*1ste ry:* (*Voor:*) Diakens J. Malan, S. Cronje, J. Botha, W .Moller, J. Botha, Oudl. J. de Beer, Diakens I. Peters, D. Rademeyer, S. Klopper, P. Jacobs en A. Nel.
*2de ry:* Oudle. C. Coetzee, N. Diedericks, W. O'Kelly, B. de Beer, J. van Rensburg, T. Botha, A. van Coller, Prof. A. Pont, Ds. W. J. Roos, H. van Niekerk, P. le Roux, J. Botha, J. v.d. Bergh, W. Ras, S. Peens.
*3de ry:* C. Richter, J. du Toit, S. van Zyl, J. Paulsen, A. Pretorius, T. Erasmus, P. Smit, P. van der Sandt, J. van Wyk, C. Brits, J. van Staden, K. Stapel, J. Seymore, J. Schurmann, W. Liebenberg, D. Booysen, J. Meintjies, L. Schoeman, I. Prinsloo.
*4de ry:* Oudl. R. MacDuling, F. Botha, A. Beyer, Diakens C. de la Porte, M. Hough, B. Botha, L. Fouche, S. Viljoen, H. Thiart, T. Botha, A. van der Merwe, G. Oberholzer, W. Pretorius, Oudl. C. Smit, Diaken J. la Grange, R. van Heerden, J. Meintjies, J. Vegter, S. Jacobs, W. Gothan, J. Velthuizen, N. van Tonder, P. Botha, S. van Wyk, M. Jacobs, Ouderling J. van der Westhuizen.
*5de ry:* (*Inlas*)*:* Diakens J. Riekert, J. Joubert, J. Engelbrecht, P. Fourie, J. Prinsloo en Ouderlinge P. Cilliers, J. Katzke, J. Lombard, F. Conradie en A. Els.
*6de ry:* (*Inlas*)*:* Oudl. N. Niemann, Diakens P. van Staden, W. Beneke, G. Klopper, A. Vermeulen, M. Brown, S. du Bruin.
*Afwesig:* Diakens M. v.d. Berg, W. Prinsloo, J. Holmes en P. Nieman.

# PROGRAM

## 3 April 1960

SONDAG 10 vm.: Feesdiens gelei deur Ds. A. J. van Staden.

---

*Na uitspreek van die seën volg groete en gelukwense namens:–*

1. Die H.E. Alg. Kom. — Ds. A. J. G. Oosthuizen.
2. Die Ringskom. — Ds. L. M. le Roux.
3. Ned. Ger. Gemeente.
4. Ger. Gemeente.
5. Die Skole.
6. Die Burgemeester Pretoria-Noord — Dr. W. Pietersen.

---

BEDANKINGS: Ds. W. J. Roos.

---

*Verversings aangebied deur N.H.S.V. en Jeug in Kerksaal.*

---

SONDAG 7 nm.:

Dankdiens gelei deur Ds. C. S. v. H. Steenekamp.

---

## SONDAGSKOOL PRETORIA-NOORD.

Seuns en dogtersgroep met personeel einde 1958





*Die supt. mnr. P. Cilliers sit links langs ds. W. J. Roos en regs oud. A. Els huidige hoof van die kerk-sondagskool.*

# Die Sondagskole van ons gemeente

Soos in die verlede, speel die Sondagskool van vandag 'n baie vername rol in ons gemeentelewe.

Dit is interessant om 'n terugblik te werp oor die afgelope dertig jaar.

In die ou sinkgebou wat gedien het as kerk, is die gemeente se eerste Sondagskool gestig in 1930 met 'n leerlingtal van 23 en 'n personeel van drie. Dit sal goed wees om die name van die eerste baanbrekers te noem, want hulle het die weg gebaan vir die verdere ontwikkeling en groei. Broeder Ben Fouchè was die eerste superintendent wat die Sondagskool beheer het met mej. Aletta Herbst en broeder J. v. d. Merwe as sy personeellede. Ander personeellede, wat ons nie kan nalaat om te noem nie is oom Frikkie Roets en oom Hendrik van Niekerk. Oom Frikkie is tans woonagtig in Stasiestraat en een van ons dorp se oudste inwoners terwyl oom Hendrik hom nog steeds wy aan die opleiding van Katkesante.

Broeder Ben Fouché bly superintendent tot ongeveer 1946 toe die leerlingtal 300 sterk was met 'n personeel van nege. Ons kan aflei dat die tydperk van 1930 tot 1946 kleurvol was, veral as in aanmerking geneem word dat die Sondagskool die kern en brandpunt gevorm het van die gemeentlike lewe. Met die organisering van tiekie-aande en ander funksies het dit die voortou geneem ten opsigte van die insameling van fondse. Die Superintendent en Dr. Rautenbach, destydse leraar. van die Gemeente Noordelike Pretoria het die groei van die Sondagskool versterk en verseker.

Deur die jare het die gemeente se ledetal so toegeneem dat dit naderhand noodsaaklik geword het om 'n Kerksaal te bou ongeveer die jaar 1936. Hierdie groei het voortbestaan sodat die leerlingtal van ons Sondagskool vanaf 1946 aangewas het tot die huidige 650 leerlinge in 1960.

Etlike jare gelede was dit nie meer moontlik om net een Sondagskool te hê vir al die kinders nie. In die tyd van broeder Jock v. d. Westhuizen as superintendent het afstigting vinnig plaasgevind sodat daar tans dertien sondagskole in ons gemeente bestaan met sewe en veertig personeellede. Die verste Sondagskool is vyftien myl van die Kerkgebou af. In Pretoria-Noord self is drie Sondagskole met 'n leerlingtal wat meer is as die ander tien saam.

Ons huidige predikant Ds. W. Roos, neem 'n leidende rol in die gesonde bloei van die Sondagskool in sy geheel. Met sy hulp en bystand en die seën van die Allerhoogste sal die Sondagskole van ons gemeente nog sterker groei. Mag dieselfde gesonde bloei van vandag een en twintig jaar verder nog bestaan.

P. J. CILLIERS,
Superintendent.

# Herinneringe deur oud-leraars

## ● Ds. C. S. v. H. Steenekamp

Dit is vir my 'n aangename voorreg om langs hierdie weg die Gemeente van Pretoria-Noord hartlik geluk te wens met haar 21ste verjaarsdag. Kort na die stigting van die Gemeente in April 1939, nl. in November 1939 is 'n kombinasie gesluit met Noordwestelik Pretoria. In Oktober 1939 is ek in Noordwestelik Pretoria bevestig as Predikant, en vanaf November dieselfde jaar het ek beide Gemeentes bedien tot in Oktober 1942 toe ek vertrek het na die Gemeente van Rustenburg. Kort daarna het Pretoria-Noord selfstandig 'n Predikant beroep. Aan die Gemeente van Pretoria-Noord het ek baie aangename herinnerings, sowel wat die Gemeente as die Kerkraad betref. Ek het altyd verwag dat die Gemeente nog groot en sterk sal word omdat daar altyd hard en hartlik saamgewerk is. Die stoutste verwagtings is dan ook oortref.

By hierdie gelukkige geleentheid wil ek dan graag die Gemeente van harte gelukwens, en my bede is dat Pretoria-Noord altyd 'n lewende Gemeente in ons kerk sal bly, en dat dit 'n Sieraad in die Koninkryk van God hier op aarde mag wees.

C. S. v. H. Steenekamp,
Primrose.



**Foto van vroeëre Kerkraadslede saam met ds. C. S. v. H. Steenekamp.**

*Voorste ry: H. F. Prinsloo, S. L. Viljoen, ds. C. S. v. H. Steenekamp, H. Botha, J. v.d. Westhuizen, H. C. van Niekerk, W. Kok, B. Fouche.*
*Agterste ry: D. P. Brits, T. C. Botha, G. P. Stols, P. Nieman, W. van Biljon, J. van Heerden, W. Ras, D. Landsberg.*

## ● Ds. A. J. van Staden

Graag wil ek by die viering van die 21ste verjaarsdag van die Ned. Herv. Gemeente Pretoria-Noord my gelukwense oorbring aan die Leraar, Kerkraad en Gemeente.

Die Gemeente het reeds 'n lang pad agter die rug waarop sy met trots kan terugkyk.

In die begin van 1944 het die gemeente

● *Sien langsaan*

## Herinneringe deur oud-leraars

● *Vervolg van vorige bladsy*

nie weer met die gemeente Noord-Westelike Pretoria in kombinasie getree nie, maar 'n kombinasie is aangegaan met die gemeente Rust-der-Winter. In die begin van Januarie 1944 is ek deur die twee gemeentes Pretoria-Noord en Rust-der-Winter beroep. Ek het die beroep aangeneem en is aan die end van Februarie 1944 in die destydse Kerksaaltjie as Predikant van die kombinasie gemeentes deur wyle Ds. J. J. Prinsloo bevestig.

Met my bedrywighede as jong Predikant wat nou net afstudeer het en dus van die praktiese werk van die Predikant byna niks geweet het nie het dit in die begin maar baie moeilik gegaan. Gelukkig was daar toe op die Kerkraad manne wat byna 'n leeftyd van diens op die Kerkraad gehad het. Ek dink b.v. aan manne soos wyle oom David Herbst, oom Stefaans van Aswegen en oom Alie Buitendach. Oom Alie Buitendach lewe gelukkig nog. Daar is nog baie ander. Sommige reeds oorlede; ander lewe nog. Dit was almal manne wat hulle kerk liefgehad het en tot die laaste toe hulle kerk gedien het.

Hierdie mense het vir my as jong Predikant veel beteken. Graag wil ek ook die naam noem van ons destydse Skriba-Kassier Ouderling Ben Fouché. Wat die Praktiese werk in die Gemeente betref het hy vir my baie geleer.

Graag wil ek ook die name noem van Mnr. en Mevr. Jannie van der Merwe. By hulle het ek byna twee jaar gewoon. Met vrymoedigheid kan ek sê dat dit die aangenaamste verblyfsplek was wat ek ook ooit gehad het.

Met die Staatmakers in die Gemeente kon dit nie anders nie as dat die Gemeente moes groei. In die vier jaar wat ek in daardie Gemeente was het ons gemeente geweldig gegroei. Die finansiele sake is op gesonde basis gebring; grond is aangekoop; geld is bymekaar gemaak sodat die gemeente kort na ons vertrek na Marikana kon begin met die bou van die Pastorie.



**Foto van 'n katkisasiegroep saam met ds. A. J. van Staden**

*Voor sit Oud. A. Buitendag en H. van Niekerk en op die kant staan wyle Oud. David Herbst. Die ou Kerkgebou op agtergrond. Vgl. hierdie klein groep met die foto op bladsy 17 om 'n idee van die groei te kry.*

● *Blaai om*

● *Vervolg van vodige bladsy*

Na ons vertrek na Marikana het Ds. Vermooten Predikant van Pretoria-Noord geword en onder sy bekwame leiding het die gemeente gou gegroei tot een van die grootste gemeentes van ons Kerk. Vandag beskik die Gemeente ook al die nodige geboue.

Gedurende die afgelope 21 jaar was die hand van die Here werklik seënend en bewaarend oor die Gemeente uitgestrek. Ons bede is dat die Here die Gemeente van Pretoria-Noord altyd sal Seën en Voorspoedig sal maak; haar sal laat uitgroei tot 'n ware pronkstuk en sieraad onder die Gemeentes van ons Kerk.

Ons beste Wense vergesel die Gemeente op die pad wat voorlê.

A. J. van Staden,
Silverton.

## ● Ds. S. Vermooten

Ek het die eer gehad om vanaf Februarie 1949 tot Maart 1955 predikant van Pretoria-Noord te wees.

Maar lank voor die tyd van selfstandigwording van die Gemeente in 1939 was, wat nou die Gemeente Pretoria-Noord is, reeds onder my bearbeiding, nl. vanaf Januarie 1926 tot Mei 1930 as deel van die Gemeente Pretoria, waarvan ek destyds die predikant was. Daar was toe maar net 4 wyke, met die volgende kerkraadslede, as ek my nog goed herinner, tw. Brs. D. J. Herbst, J. B. Wolmarans, A. J. A. Buitendag, J. J. Herman, H. C. van Niekerk, H. F. C. Prinsloo en R. E. Erasmus.

Vanaf Mei 1930 tot 1934 het Dr. C. H. Rautenbach, as medeleraar van Pretoria-Noord geword het, was dit nie as 'n onbekende nie. Daar was nie alleen nog baie ou vriende in die Gemeente nie, maar ook nog kerkraadslede wat in Pretoria gedien het. Graag noem ek hier die naam van Br. Oudl. H. C. van Niekerk.

Die Gemeente was goed georganiseerd, dank die leiding en arbeid van my voorganger Ds. A. J. van Staden. Die werk kon dus rustig voortgeset word. Tot nog toe het die Gemeente die Kerksaal gehad, wat tydens die bediening van Dr. Rautenbach opgerig was, as die plek van aanbidding. Maar deur die geweldige groei van die Gemeente, moes daar ernstig aan Kerkbou begin te dink word. Op 13 Maart 1954 kon die hoeksteen van die nuwe Kerk gelê word en kon die inwyding September plaasvind.

● *Sien langsaan*



*Ds. S. Vermooten saam met drie ouderlinge t.w. J. van Rensburg, wyle oud. Attie Snyman en H. van Niekerk wat 'n keer saam gedien het as katkisasiemeesters.*

## Herinneringe deur oud-leraars

*Vervolg van vorige bladsy*

My diensjare in Pretoria-Noord was baie gelukkig. Die samewerking tussen die predikant, Kerkraad en Gemeente was altyd hartlik. Die Gemeente het gegroei, die lidmatetal het vinnig toegeneem, en ons vertrou dat die Gemeente ook toegeneem het in genade by God.

In Pretoria-Noord het egter ook die grootste leed in my lewe gekom. Hier moes ek my vrou, wat my so trou en liefdevol vir 38 jaar ter sy gestaan het, grafwaarts dra. Hoe Kerkraad en Gemeente in daardie tyd met ons meegevoel en meegeleef het, hou ek nog in dankbare herinnering.

Maar dan dink ek ook dadelik aan troue vriende, broeders en susters, wat ons deur die dood ontval het. Maar so gaan dit in hierdie lewe, nou die een dan weer die andereen, en ook ons gaan die end tegemoet.

En nou, waar ook my uitspantyd al nader kom, kan ek dankbaar terugsien op 'n gelukkige en 'n geseënde tyd van arbeid in die Gemeente Pretoria-Noord, maar dan ook opsien na Hom, wat nooit die werke van Sy hande laat vaar nie, maar voleindig wat Sy hand begin het om te doen.

En mag nou hierdie bede vir Pastorie, Kerkraad en Gemeente vervul word: „Die God van die vrede, die groot Herder van die skape, volmaak julle in elke goeie werk om Sy wil te doen, deur in julle te werk wat welbehaaglik is voor Hom deur Jesus Christus aan Wie die heerlikheid toekom tot in alle ewigheid." — Heb. 13 : 20 en 21.

S. Vermooten.



**Nuwe lidmate Mei 1959**

*Links verskyn Oudle J. Paulsen en J. v.d. Berg (sittende). Agter ds. Roos staan oudl. A. Els en regs is wyle oudl. A. la Grange (staande) en Oudl. H. van Niekerk. (Vergelyk hierdie groep met die op bladsy 15, om die groei aan te toon).*

Gedruk deur die Nederduitsch Hervormde Weeshuis-Pers, Humanstraat 55, Krugersdorp.